SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 11 OKTOBER 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE IARU STREEK 1 VIRTUELE KONFERENSIE BEGIN VANDAG

JAMBOREE-OP-DIE-LUG EN CQ HOU KOERS VOLGENDE NAWEEK

en

DIE KONSEP 2021 SARL BLOU BOEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE IARU STREEK 1 VIRTUELE KONFERENSIE BEGIN VANDAG

Die openings voltallige vergadering van die 2020 Streek 1 Algemene Konferensie vind vanoggend, Sondag 11 Oktober, om 09:00 SAT plaas. 201 afgevaardigdes is geregistreer om die konferensie by te woon. Inligting oor die lidlande wat bywoon, gevolmagtigde en die stem getalle sal tydens die vergadering bekend gemaak word wanneer die C2 Geloofsbrief Referate aangebied word. Die Referate vir die konferensie is beskikbaar op https://r1papers.wordpress.com/.

Op Sondag om 12:00 vergader Komitee 3 - Administrasie, om 15:30 Komitee 5 - BHF/UHF en Mikrogolwe en om 18:30 die Jeug Werkgroep. Vergaderings op Maandag tot Donderdag is elke dag om 09:00, 13:00 en 16:30; Maandag - Komitee 4 - HF, Komitee 7 - EMC en C5. Dinsdag - die Spektrum en Regulatoriese skakelkomitee en die Politieke skakelkomitee, C7 en C5. Woensdag - C4, C3 en C2 Begroting. Donderdag - C3 en dan sal die Streek 1-sekretaris die res van die dag gebruik om die dokumentasie vir die finale voltallige vergadering opstel en aan die afgevaardigdes te versprei. Die finale voltallige vergadering vind Vrydagoggend vanaf 09:00 plaas en sal tydens die tweede sessie om 13:00 voltooi word.

SON FISIKUS VOORSPEL 'N BETER SOLAR SIKLUS 25

Son fisikus Leif Svalgaard van die WW Hansen Eksperimentele Fisikalaboratorium aan die Stanford Universiteit het 'n maksimum sonvlek getal van 128 ± 10 voorspel, effens beter as Sonsiklus 24.

"Die totale gemiddelde is 132 ± 47 (mediaan 124)," het hy gesê. "Nie een van hierdie getalle verskil wesenlik nie, so 'n mens kan miskien net met die 'wysheid

van die skare' gaan. Alle voorspellings wat ons beskou, het die onderliggende aanname dat die son nie sy gedrag (sy 'kolle', by wyse van spreke) op 'n tydskaal van enkele eeue verander het nie (die Maunder Minimum kan 'n moontlike oortreding van die aanname wees) en dat daar nie sulke veranderings in die nabye toekoms sal wees nie, ten spyte van spekulatiewe voorstelle. ' Dit het een van sy eie in 2013 ingesluit.

Svalgaard het gesê dat die wetenskap van die voorspelling van Sonsiklusse nog in sy kinderskoene is," bevestig deur die uiterste reeks voorspellings van siklus 25." Dankie aan Frank Donovan, W3LPL en die ARRL-brief.

JAMBOREE-OP-DIE-LUG EN CQ HOU KOERS VOLGENDE NAWEEK

Het jy al jou plaaslike Padvinder- of Meisiegids groep of Voortrekker kommando gekontak? Die jaarlikse Jamboree-op-die-Lug en CQ Hou Koers-aktiwiteite vind oor die naweek van 17 en 18 Oktober plaas. JOTA duur van Vrydagaand 16 Oktober tot Sondagaand 18 Oktober en CQ Hou Koers op Saterdag 17 Oktober. Hier is jou kans om hierdie jongmense via amateur radio met ander Verkenners, Gidse en Voortrekkers te laat praat. Kontak Richard Hooper, ZS6RKE, by richard@sandringhamscouts.co.za of Andries Visagie, ZS6VL, by andries.visagie@gmail.com vir meer JOTA en CQ Hou Koers inligting.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE KONSEP 2021 SARL BLOU BOEK

Die Konsep 2021 Blou Boek kan vanaf die Liga-webwerf afgelaai word, volg die skakel op die voorblad. Lees die dokument, dit is in MS Word, op bladsy 1 vind jy die riglyne. Die dokument is verdeel in die Algemene reëls, BHF-kompetisies, die Naellope en die HF-kompetisies. Alle BHFers regoor die land word gevra om na die BHF/UHF-kompetisie reëls te kyk. Jou kommentaar en voorstelle oor die reëls, lengte van 'n kompetisie, begin- en eind tye, ens., moet teen Vrydag 30 Oktober 2020 aan contest@sarl.org.za gestuur word. Dankie aan Sid, ZS5AYC; Anthony, ZS6ANT en Eddie, ZS6BNE vir julle insette.

BRITS COLOMBIA RADIO AMATEUR HOOR MARS VERKENNINGSTUIG

Volgens 'n Spaceweather.com-verslag het Scott Tilley, VE7TIL in Brits Colombia, Kanada, 'n sein van die NASA Mars Verkenningstuig (MRO) ontvang wat net 274 kilometer bo die rooi planeet se oppervlak gevlieg het. Die sein was 'n X-band draer wat geen data of telemetrie bevat nie. "Die doel daarvan is om Doppler-opsporing toe te laat," het Tilley verduidelik. "Die vinnige verandering in toonhoogte van die sein word veroorsaak deur die relatiewe beweging van die satelliet en die waarnemer." Hy het 'n tuisgemaakte satellietskottel gebruik om die tuig te hoor.

Tilley hou daarvan om seine van 'dooie' satelliete, zombie-satelliete en spioenasie-satelliete op te spoor, maar die MRO was 'n eerste vir hom. "Die sein van MRO is swak, maar dit is een van die harder seine in die baan om

Mars," het hy gesê. "Die ruimtetuig het 'n groot skottel-antenne wat dit gebruik as 'n herlei vir ander Mars-missies. Met die nabyheid van Mars deesdae was dit die perfekte tyd om te probeer."

In 2018 sien Tilley die "handtekening" van die Imager for Magnetopause-to-Aurora Global Exploration (IMAGE), 'n NASA-ruimtetuig wat vermoedelik in 2005 gesterf het. Die ontdekking het ruimtewetenskaplikes verheug.

KOMPETISIE NUUS

Slegs vier logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie wat oor die naweek van 19 en 20 September 2020 gehou is.

1ste Carl Minne, ZS6CBQ - 80 709 punte

2de Koos Greyvenstein, ZS6KSG - 17 971 punte

3de Michael Folkey, ZR4MF - 12 641 punte

4de Pierre Lindeque, ZS4PF - 9 218 punte

Die volledige September en die gesamentlike uitslae van die SARL Nasionale Velddag is in HF Happenings 920 gepubliseer.

KLUB NUUS

Op die Algemene Jaarvergadering van die Durbanse Amateurradioklub wat op 3 Oktober gehou is, is die volgende lede tot die komitee verkies:

Voorsitter en tesourier: Louis de Bruin, ZS5LP

Ondervoorsitter: Shaun McGuone, ZS5SM

Sekretaris en QSL-bestuurder: Kurt Linsin, ZS5KL

Lede: Kathleen Drummond, ZS5OL; Sean Beukes, ZS5TI; Denham Eva, ZS5DE; Aubrey Worthington, ZS5ACW en Martin Botha, ZS5ADL

Subkomitees

IT en webmeester: Chris Fourie

Jeuggroep en PRO: Cindy Linsin

RAE: Louis de Bruin, ZS5LP; Kurt Linsin, ZS5KL en Shaun McGuone, ZS5SM

Die Overberg Amateurradioklub hou hul jaareinde funksie op Saterdag 14 November by die QTH van John en Judy in Stanford. Daar sal 'n kort vergadering wees en dan begin die feesvieringe. Dit is die gewone bring en braai en hout word voorsien. As jy wil kampeer, kan dit ook gereël word.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir

die week gebruik. Danksy die onlangse dag-en-nag-ewening kan radio amateurs veral met sonsondergang goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. 10 m kan ook in die laat middag verras. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Laastens 'n dagboek van 'n paar komende gebeure:

Vandag - die gratis aanlyn AMSAT-UK Satelliet Colloquium en die opening van die 2020 IARU Region 1 Virtuele Algemene Konferensie

17 Oktober - CQ Hou Koers

17 en 18 Oktober - JOTA

21 en 22 Oktober - die Orionids-meteorietreën

24 en 25 Oktober - die CQ WW DX ESB kompetisie

25 Oktober - die PEARS HF-kompetisie

31 Oktober – die SARL 90 40 m Klub Naelloop

7 November - die RaDAR Uitdaging

14 November - die Overberg ARK jaareindfunksie

14 en 15 November - die SARL BHF/UHF analoog kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die openings voltallige vergadering van die 2020 Streek 1 Algemene Konferensie vind vanoggend, Sondag 11 Oktober, om 09:00 SAT plaas. 201 afgevaardigdes is geregistreer om die konferensie by te woon. Inligting oor die lidlande wat bywoon, gevolmagtigde en die stem getalle sal tydens die vergadering bekendgemaak word wanneer die C2 Geloofsbrief Referate aangebied word.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.